# Ons Vader op die hemeltroon



1(b)



Gee dat u god - de - li - ke Naam

deur ons ge - ken, ge - ëer, ge- vrees

in al - les mag ge - hei - lig wees.

2.

Laat, Heer, u koninkryk steeds kom
in hierdie land en oral om.
Die skepping is u magsgebied
waar u volmaakte wil geskied -
Vanuit die hemel om u troon
tot waar ons op die aarde woon.

3.

Gee ons, o Heer, ons daagliks' brood;
bewaar ons van gebrek en nood.
Bewys aan ons barmhartigheid
en skeld ons, Heer,
ons skuld tog kwyt
soos wat U ook van ons vereis
om só u liefde te bewys.

4.

Lei ons nie in versoeking, Heer;
laat ons u Naam bly loof en eer.
Verlos ons van die bose mag;
beskerm ons, Here, deur u krag.
Aan U behoort die koninkryk,
die krag en eer in ewigheid.